# Jubileum-Soewenier van die Ned.-Ger. Gemeente P·r·i·e·s·k·a




1878-1928

# Jubileum-Soewenier

## van die Ned.-Ger. Gemeente, Prieska.

DEUR

EERW. A. DREYER,
KAAPSTAD.

# DIE GEMEENTE PRIESKA.

---

Die gemeente Prieska, in 1878 gestig, is 'n dogter van die gemeente Victoria-Wes. Reeds op die vergadering van die Ring van Beaufort in 1874 gehou het die afstigting ter sprake gekom. In die verslag van die Staat van Godsdiens van Victoria-Wes kom die volgende paragraaf voor:

> ,,De plaats Prieska door het Gouvernement als Dorp afgesonderd en opgemeten zijnde, te zamen met de plaats Buisvlei, kan men verwachten dat alles eerst behoorlijk in orde zijnde en de Grikwalandsche Kwestie uit de wereld gemaakt, aldaar een zeer bloeiende gemeente zal verrijzen, bestaande uit leden dezer gemeente, en anderen die zich in Grikwaland zullen vestigen of reeds gevestigd hebben.''[1])

In die Notule van dieselfde Ringsvergadering staan hieromtrent dit vermeld:

> ,,Men sprak nu over het wenschelijke van het oprichten eener Gemeente te Prieska.—De Predikant van Richmond (Dr. J. J. Kotze) licht zijn voorstel toe. De Leeraar van Victoria (Ds. H. C. V. Leibbrandt) ondersteunde het een en ander en liet zich zeer ten gunste ervan, uit. Eindelijk besloot men het volgende: ,De Ring besluit om het oprigten van een nieuwe Gemeente te Prieska in de handen te stellen van de Commissie voor de vermeerdering van Gemeenten onder het Ringsressort, Art. 50.' Voorgesteld door Dr. Leibbrandt gesecondeerd door den ouderling (D. S. B. Joubert) van Murraysburg en algemeen aangenomen.'' [2])

Dit het ewewel nog 'n paar jare geduur voordat die nuwe gemeente gestig is. Onder datum 7 Julie 1877 kom die volgende berig in *De Kerkbode* voor:—

---

[1]) *De Kerkbode*, 1874, bl. 408.
[2]) Handelinge van die Ring van Beaufort, 1874, bl. 8.

PRIESKA.—De commissie ter stigting van een nieuwe gemeente in den Ring van Beaufort West vergaderde den 14 Juni te Prieska. Daar de commissie, wegens afwezigheid van den Fraserburgschen predikant en den Murraysburgschen ouderling (Marais), niet voltallig was, gaf Ds. Leibbrandt, als voorzitter, kennis, dat hij slechts de stukken zou ontvangen en de voorstellen aanteekenen, door de afgevaardigden te worden ingeleverd. Daarop werd ingeleverd een waarborg lijst van Prieska voor £311 per jaar, voor vijf jaar, als salaris voor den leraar; en voorgelezen een brief van den Kerkeraad en predikant van Carnarvon, d.d. 24 April, 1877, objecteerende tegen de kennisgeving in *De Kerkbode*, en de oprichting der gemeente. Voorstellen werden gedaan door de afgevaardigden van Hopetown, Victoria West en Britstown omtrent de grensscheiding der nieuwe gemeente terwijl die van Carnarvon verwezen werden naar den brief huns Kerkeraads. Uit dien brief nemen wij de volgende passage over: ,Het bevreemdt ons te hooren van de gemeente van Prieska, daar wij nooit van de oprichting van zoodanige gemeente gehoord hebben; terwijl wij lettende op Art. 45 der Kerkelijke Bepalingen, de zelfstandigverklaring en kerkelijke goedkeuring van eene gemeente te Prieska in strijd met de Kerkwet beschouwen." Ds. de Villiers, van Carnarvon, ontwikkelde de gronden voor dat gevoelen in zijn brief aan den voorzitter. Het blijkt dat die brief aan de leden der commissie ter lezing was rondgezonden, dat Ds. A. A. Louw daarmede instemde maar Di. Bamberger en Krige het gevoelen van Ds. Leibbrandt schraagden" [3])

In 'n later uitgawe van *De Kerkbode* (21 Julie 1877) verskyn die mededeling dat die bowegemelde oordeel van di. Bamberger en Krige oor die oprigting van 'n gemeente berus op ,,het besluit van den Ring van Beaufort, ten jare 1874 genomen in deszelfs tweede zitting."

Eers in die volgende jaar het die stigting van die gemeente 'n voldonge feit geword. Tot die doel het die ,,Commissie ter vermeerdering van Gemeenten" op 11 Maart 1878 'n vergadering gehou. Hulle was di. W. P. de Villiers (Carnarvon), A. A. Louw (Murraysburg), en Oud. H. S. van der Merwe (Richmond). Eersgenoemde was voorsitter

---

[3]) *De Kerkbode*, 1878, bl. 221.

en hy het in *De Kerkbode* van 28 Mei 1878 die volgende verslag van die stigting gegee:

,,Overgaande tot de stichting van Priesca,[4]) werden de grenslijnen *nem. con.* aldus vastgesteld: Beginnende van Brakfontein aan de Oranje- of Grootrivier gaat de lijn naar Vrouewepan, vandaar naar Holgaatjesbosch, vandaar naar Klipdrift; van Klipdrift naar Jachtscherm, vandaar naar het noordoostelijke hoekbaken van Procesfontein, vandaar naar het hoogste punt van Bulberg, vandaar naar Tijgerkop, vandaar naar Granaatkop; van Granaatkop naar de Burgerlijke Lijn van Fraserburg bij Hartebeestpan; vandaar naar Buchuberg aan Grootrivier, vandaar naar den stroom van Grootrivier op naar Brakfontein voormeld; van het eene naar het andere punt met rechte lijnen. Tot ouderlingen werden gekozen de B.B. S. H. Kuhn (Diepfontein) en Izaak de Villiers (Groot Modderfontein); tot diakenen de B.B. N. C. van Niekerk (Gaaikamspoort), Jacs. Botha (Priesca), C. F. Snyman (Stuurmanspoort) en Hendrik Maritz (Uitspanberg). Tot Consulent werd benoemd de beroepen predikant van Victoria West (ds. J. P. Jordaan.[5])

In *De Kerkbode* van 31 Aug. 1878 kom onder die naamtekening van ds. J. H. Hofmeyr as Scriba Synodi die offisiële kennisgewing van die stigting van die gemeente voor. Die gemeente het uit 2,100 siele en 510 lede bestaan.

Jarelank is die gemeente deur konsulent-leraars bearbei. Onder hulle kan die name van di. J. P. Jordaan, A. Moorrees, G. van Niekerk en W. P. de Villiers genoem word.

In die begin is die godsdiensoefeninge onder bokseile gehou. Later is 'n groot tent vir hierdie doel opgeslaan. Die Kerkraad het egter so gou as moontlik poginge in die werk gestel om 'n kerkgebou tot stand te bring. Op 12 April 1879 is daar 'n gemeentevergadering met die oog op kerkbou gehou. Die eerste vereiste was die verkryging van 'n geskikte stuk grond vir hierdie doel. Daarin het die Parlement van 1880 deur 'n spesiale besluit voorsiening gemaak

---

[4]) So is die naam eers gespel geword met 'n *c* in plaas van met 'n *k*. Die naam beteken *verlore bok*.

[5]) *De Kerkbode*, 1879, bl. 166.



Die Ou Kerk.

deur die skenking van 'n stuk grond.[6]) Op 24 Julie van dieselfde jaar is op 'n gemeentevergadering besluit om met die bou van 'n kerk in September 'n aanvang te maak en ook ,,dat op grond der nu bestaande waarborgen te zamen met wat nog gecollecteerd zal worden, een leraar bij het volgende Nachtmaal beroepen zal worden."[7]) Die eerste beroepene was ds. S. H. Kuhn van Amandelboom wat egter bedank het. Die hoeksteenlegging het op 1 Mei 1881 plaasgevind en wel deur ds. A. Moorrees van Richmond wat toe konsulent was. Dit het lank geduur eer die gebou voltooi was want die boumateriaal, op Port Elizabeth gekoop, moes van Aberdeen-weg, wat toe die naaste spoorwegstasie aan Prieska was, aangevoer word. Deur ywer en samewerking het die aanvoer deur lede van die gemeente self gratis geskied. Eers op 8 September 1883 het die inwyding deur die toenmalige konsulent, ds. W. P. de Villiers, van Carnarvon, plaasgevind. Die gebou het £4,500 gekos, waarvan daar £2,000 as 'n drukkende skuldelas oorgebly het.

Verskeie vergeefse beroepe is in die begin uitgebring, o.a. op di. B. Marchand, J. A. Buchner en A. Moorrees.

---

[6]) *De Christen* 1880, bl. 290. *De Christen* het *De Kerkbode* as offisiële orgaan tussen 1880 en 1883 vervang.

[7]) *De Christen*, 1880, bl. 308.

## DIE EERSTE PREDIKANT.

Eers in 1885 het die gemeente sy eerste vaste leraar gekry in die persoon van

### Ds. August Ahrbeck.

Hy is in 1851 in Kaapstad gebore en het sy eerste skoolonderwys in die ou „Tot Nut van 't Algemeen" en in „The Commercial Academy" ontvang. In 1880 is hy tot die Kweekskool op Stellenbosch toegelaat en na voltooiing van sy studies in 1883 gelegitimeer. Hy het spoedig 'n beroep ontvang na Namakwaland, dog het die na Prieska aangeneem. Die bevestiging het plaasgevind op 17 Januarie 1885. Aan 'n verslag van die verrigtinge in die offisiële orgaan van die Kerk word die volgende besonderhede ontleen:—

> „De ontvangst van Proponent Ahrbeck was hartelijk; omtrent 40 wagens en karren reden hem tegemoet, en teruggekomen naar het dorp, kwam de menigte bijeen op het Kerkplein, waar de Consulent (ds. De Villiers van Carnarvon) hem een welkomsgroete in naam van kérkeraad en gemeente voorlas. Eerw. Ahrbeck antwoorde daarop in gevoelvolle bewoordingen. Daarna zongen de Zondagschoolkinderen het gepaste lied: „Wees ook gij een Daniel, sta al is het alleen." 's Anderen daags kwam men weder bijeen in de kerk voor de Ordening en den Bevestigingsdienst. De Kerk was goed gevuld door een aandachtige schare, de meesten van welke met een bedrukt hart waren opgekomen van wege de benauwdheid der tijden. Plechtig en aandoenlijk was het oogenblik toen beide, de Bevestiger en de Candidaat tot den Heiligen dienst, daar voor de gemeente en Gods aangezicht stonden en de handoplegging plaatsvond, terwijl de gemeente uit het hart de bede gezamentlijk opzond: „Dat 's Heren zegen op u daal." Niemand kon twijfelen of Jezus Zelf was daar in het midden der gemeente. De bevestigingsrede werd gehouden naar aanleiding van Opb. 1: 4 en 5 en had tot onderwerp: „De genade en vrede van God drieënig, de Hoofdsom der Evangelie-

prediking.'' Ds. Ahrbeck hield in den namiddag zijne intree, handelende over het woord in Joh. 14: 6: ,,Ik ben de Waarheid.''[8])

Ds. Ahrbeck het met groot ywer en toegewydheid sy arbeid in die gemeente aangevang en voortgesit. ,,De Heere heeft ons liefdelijk omhelsd, en ons beide in 't tijdelijke en geestelijke ruim gezegend,'' so kon 'n korrespondent in *De Kerkbode* van Julie 1885 getuig.

In dié maand is die eerste kerkbasaar gehou. Die opbrengs was £620. Spoedig is £1,350 tot leniging van die kerkskuld afbetaal. By geleentheid van die eerste basaar is op 'n gemeentevergadering na ,,lang diskussie eenparig besloten hartelijk mee te werken en te vereenigen met de Goevernementsschool te dezer plaats.'' Die name van die eerste onderwysers van die kerkskool op die dorp was: G. van der Merwe, J. Devenish. A. de Meillon.

Ds. Ahrbeck het die gemeente bedien tot 1893 toe hy vertrek het na eervol ontslag. Daarna het hy verskillende gemeentes tydelik bearbei en in 1899 is hy na Griekwaland-Oos gegaan, waar hy enige jare onder lede van die gemeente Oemtata gearbei het en waar sy arbeid so tot seën was dat toe daar op Ugie in 1903 'n afsonderlike en selfstandige gemeente gestig is, hy as herder en leraar beroep is.

Spoedig het dit egter geblyk dat ds. Ahrbeck se gesondheid hom nie toegelaat het om hierdie klein dog uitgestrekte gemeente behoorlik te bearbei nie. Gevolglik was hy genoodsaak aansoek te doen om pensioen en is eervolle emeritaat aan hom verleen in 1905. Vervolgens het hy hom ter woon neergesit op Somerset-Wes, waar hom in Julie 1910 'n treinongeluk getref het, toe hy weens doofheid die naderende lokomotief nie gehoor het nie en as 'n gevolg daarvan sy een been verloor het. Dog die Here het hom genadiglik tot vandag toe nog gespaar. Daar is 'n gedurige loflied op sy lippe. Weens sy swakke gesondheidstoestand kan hy die Jubelfees van die gemeente nie bywoon nie, dog hy stuur 'n boodskap aan sy ou en eerste gemeente, wat ons hier laat volg:—

---

[8]) *De Kerkbode*, 1885, bl. 43.

## BOODSKAP VAN DS. AHRBECK.

---

Geliefde Gemeente!—Als uw Oud-Leraar is het mij eene behoefte een paar eenvoudige regels aan u te richten, daar de toestand mijner gezondheid het niet toelaat tegenwoordig te zijn bij uwe Feestviering.

Onze God heeft mij, in Zijne aanbiddelijke wijsheid, naar u gezonden als de Eerste Leraar uwer Gemeente.

Met een bevend hart ben ik tot u gekomen, onder het besef mijner gewichtvolle roeping, en diep bewust zijnde van mijne menigvuldige gebreken en zwakheden.

Prieska was de eerste Gemeente aan mij toevertrouwd. Aldaar heb ik mijne werkzaamheden door het geloof begonnen en voortgezet. Hoe gebrekkig mijne dienstjaren ook mogen geweest zijn, God weet het, dat ik ten minste getracht heb door genade onder u te leven, en te werken voor het welzijn uwer zielen en de belangen der Gemeente.

Ik dank den Heere, en ben blijde dat ik en mijne lieve echtgenote, die mij steeds met onafgebrokene getrouwheid bijstond,—de gelegenheid hadden om onze eerste en onze beste jaren en levenskrachten aan de Gemeente Prieska te kunnen wijden.

Wij gedenken nog steeds aan u in liefde, en in onze gebeden, vertrouwende dat Hij die een goed werk in u begonnen heeft, het ook voleindigen zal tot op den dag van Jezus Christus.

Gedenkt toch veel aan uwe Voorgangers, i.e. voornamelijk aan uwe eerste Kerkeraadsleden, die met groote zelfopoffering en toegewijdheid onder u gearbeid hebben.

De Heere heeft mij in uwe gemeente gebruikt om een ,,Braakland'' te bearbeiden, om het daarna te gebruiken als een kostelijk ,,Zaailand,'' hetwelk nog bestemd is, om een rijke en heerlijke oogst voort te brengen in den dag der dagen.

Vergun mij in aller ootmoedigheid eene boodschap van den Heere in uw midden neer te leggen—in de volgende vier woorden :—

1. ,,Vrees niet'' . . . . Lukas 12: 32.

2. ,,Zoekt eerst . . . . Lukas 12: 31.

3. ,,Dit is Zijn gebod'' . . . . 1 Johannes 3: 24-25.

4. ,,Gedenkt uwer voorgangeren.'' Hebr. 13: 7.

En te sluiten met het gebed van Paulus voor de Gemeente Efeze op u allen toe te passen. Efeze 3: 14-21.

Wij deelen in uwe Feestvreugde, en moge dat Feest een voorsmaak zijn van onze Eeuwige Feestviering daar boven in het Groote Vaderhuis.

Vaarwel! Vaarwel! Lieve Gemeente Prieska.

Heilbiddend, De uwe in den Heere,

AUGUST AHRBECK, V.D.M.

Somerset West,
25ste Julie 1928.

## DIE TWEDE PREDIKANT.

Die vakature ontstaan deur die vertrek van ds. Ahrbeck is opgevul deur die aanname van 'n beroep deur

PROPONENT R. J. VAN NIEKERK.

Hy is 'n seun van wyle ds. Gerrit van Niekerk, en het die eerste leweslig op 31 Maart 1865 in die Hopetownse pastorie aanskou. Na voorbereidende studie op die Victoria-Kollege, Stellenbosch, en voltooiing van sy teologiese studie aan die Kweekskool is hy in 1893 gelegitimeer. Uit 'n paar beroepe wat hy ontvang het, het hy die na Prieska aangeneem. Sy bevestiging het plaasgevind op 28 Julie 1894. In *De Kerkbode* van 10 Augustus kom die volgende verslag van die plegtigheid voor:

> ,,Op Vrijdag, 27 July ging er een stoet van 96 karren uit, om den leraar omtrent een uur rijdens van het dorp in te halen. Bij de ontmoeting werd hem een adres van de gemeente, en een van de Municipaliteit aangeboden, waarop hij zeer gepast antwoordde. Aan de pastorie gekomen werd hem een welkomstlied door de kinderen gezongen en van hen een adres gelezen. Op Zaterdagmorgen vond de ordening en bevestiging plaats in tegenwoordigheid van een grootere schaar dan ooit te voren te Prieska gezien werd. De bevestigingsrede werd op zeer aandoenlijke wijze door den bejaarden vader van den leraar geleverd. Na het lezen van het Formulier, geschiedde de handoplegging door de volgende leraars: Di. G. van Niekerk, G. A. Maeder, J. H. van Wyk, J. A. Beyers, J. W. Meyer, D. J. Louw en den Consulent, Ds. P. van der Merwe. In den namiddag deed de bevestigde leraar zijn intreerede over 1 Cor. 2: 2. Met aandacht werd naar deze degelijke rede geluisterd, en toen de prediker aan het slot zijne ouders bedankte voor wat zij aan hem gedaan hadden, rolde er menige traan over de wangen der toehoorders.''

Ds. Van Niekerk het die gemeente met getrouheid en seën 15 jare lank bearbei tot 1909 toe hy 'n beroep na

sy teenswoordige gemeente Fauresmith aangeneem het. Gedurende sy dienstyd is die ou pastorie wat nou die eiendom van mnr. N. Greeff is, vervang deur die nuwe wat 'n baie deeglike en gerieflike woning is.

---

## SEËNBEDE VAN DS. VAN NIEKERK.

---

Ek wil my ou gemeente hartlik gelukwens met haar vyftigjarige bestaan. Die vyftien jaar wat ek in haar boesem deurgebring het, sal ek nooit vergeet nie. Ek het by u gekom as 'n jong ongetroude man en al die stadia wat 'n man kan deurgaan, het ek by u deurgemaak. Ek was net nie oupa nie. Mooi jare en droogtes, vrede, rebellie en oorlog, het ons saam gesien. Soet en suur het ons saam geproe, en dit het gedien om ons na aanmekaar te bring. Maar wat gedien het om ons baie nou aaneen te bind, was die dierbare Evangelie sodat by die onvergeetlike afskeid een van die teenwoordig synde predikante gesê het: ,,Dis alleen die Evangelie, wat so 'n band kan lê.

Liewe ou gemeente, die Here segene u, en helpe u om nooit te vergeet, dat 'n gemeente se geluk en voorspoed lê in haar eenheid. Wees eensgezind onder mekaar is die boodskap van u ou leraar en sy vrou.

R. en M. van Niekerk.

## DERDE PREDIKANT.

---

Die opvolger van ds. Van Niekerk was

### Ds. A. G. T. Venter, B.A.

—y is op 12 Oktober 1877 op Philipstown gebore en het sy B.A.-graad aan die Victoria Kollege op Stellenbosch behaal en sy teologiese opleiding aan die Kweekskool aldaar ontvang. Na legitimasie in 1904 is hy in 1905 as hulpprediker van Robertson georden en in dieselfde jaar as leraar van Loxton bevestig. Sy bevestiging op Prieska het plaasgevind deur die konsulent, ds. A. J. van Wyk, op 6 Desember 1909. Prieska was toe nog die terminus vir die Noordweste en het altyd deur van die begin af sy eienaardige moeilikhede gehad, maar die nuwe leraar het met fiere moed en volle gesondheidskrag sy werk aanvaar. Daar hy self eers onderwyser was, het hy besef dat die kinders die toekomstige gemeente uitmaak en was die saak van die opvoeding die werksaamheid waaraan hy op die dorp en in die distrik sy besondere aandag gegee het. Elke jaar as die jaarlikse inspeksie verb— was, het hy met die inspekteur raadgehou om die flinkste leerlinge op te spoor, selfs tot in die verste hoeke van die distrik, en hul so aan te moedig vir verdere studie.

'n Fonds is gestig om behoeftige kinders te help om in die skoollosieshuis te kom. In 4 jaar tyd was daar 'n florerende losieshuis vir skoolkinders op die dorp. Die skool is in die tyd nie alleen baie vergroot en van status verhoog nie, maar die staf is meer as verdubbel. Meer as een seun van Prieska is deur die uniwersiteit gegaan

Die C.J.V.-saal is deur ds. Venter gebou kort na sy aankoms en toe wou hy die kerk vergroot of 'n nuwe bou, want die ou kerk was dikwels te klein met groot geleenthede. Hy het al sowat £2,000 versamel toe hy siek geword het en met die oorlog tussenin, is die werk eers jare later deur sy opvolger gebou. Sy plan was dat elke deel van die gemeente vir die kerk moes werk (kinders moes die uurwerk, susters die ligte, en jongmense die orrel gee, ens.)

Marydale[9]) was toe nog nie afgestig nie en moes dus bedien word saam met Prieska. Dit was nog in die dae toe 'n motor 'n rariteit was—alhoewel ds. Venter later een gekry het.

Een dag het hy na 'n dokter gegaan om 'n sertifikaat te kry vir 'n lewensassuransie. Hy was net onder beroep na Beaufort-Wes, en is aangeraai om dit aan te neem terwyl die klimaat daar baie gesonder was, en die werk minder, ,,anders gee ek jou net 5 jaar, Dominee, dan is jou gesondheid klaar,'' het die dokter gesê. Hy het op Prieska gebly want sy werk was nog, syns insiens, onvoltooi. In 1914 het hy siek geword en op 2 Junie is hy uitgelei uit die Pastorie deur twee vriende na 'n wagtende motor om hom weg te voer na die stasie, om 'n spesialis in Kaapstad te sien. Hy is nooit weer teruggekeer nie. Na twee operasies, en 'n tydelike beterskap is hy by sy skoonouers in Worcester oorlede op 'n vroeë Sondagmôre, 6 Desember 1914, op die datum van sy bevestiging 5 jaar tevore.

,,Werkt eer de nacht komt,'' was 'n Skrifwoord so dikwels deur hom herhaal in preke, gebede en liedere, dat selfs vreemdes die opmerking gemaak het: ,,Die man praat of hy bewus is dat sy tyd kort is.'' Hy het sekerlik sy tyd en kragte bestee in die werk waartoe hy geroep was, en gewerk terwyl dit dag was. Die Kerkalmanak van 1915 het van hom gesê: ,,Een ijverige arbeider in zijn gemeente, wijdde hij veel van zijn krachten aan het werk der opvoeding; de dood maakte een einde aan zijn grootsche plannen ter bevordering der zaak in het Noordwesten. De Kerk verloor in hem een harer veelbelovende jonge leraren.''

---

[9]) Hierdie gemeente is in 1916 onder ds. W. J. du Toit afgestig.

## DIE TEENSWOORDIGE PREDIKANT.

---

Na die dood van ds. Venter het die gemeente 'n volle jaar vakant gebly. Die vakature is in 1916 opgevul deur die teenswoordige leraar

Ds. W. J. du Toit, B.A

Hy is gebore op Bredasdorp, waar hy sy eerste skoolonderwys ontvang het. Nadat hy as onderwyser aan die ou Normaal Kollege, Kaapstad, opgelei is, het hy hom van 1894 tot 1905 aan die saak van die opvoeding gewy. Gedurende die twee laaste jare van sy onderwyserskap was hy huisvader by die Normaal Kollege en tegelykertyd spesiale dosent in Nederlands. Dog hy het nie net onderwys meegedeel nie maar ook selfstandig altyddeur privaat bly studeer met die gevolg dat hy in 1904 die B.A.-graad aan die ou Kaapse Uniwersiteit behaal het. In die tussentyd was 'n begeerte om hom aan die evangeliebediening te wy sterker geword en in 1906 is hy ingeskryf as student aan die Teologiese Seminarie op Stellenbosch. In die begin van 1910 is hy gelegitimeer en 'n paar maande daarna, op 23 April, bevestig as leraar van die gemeente Odendaalsrust, O.V.S. Daar het hy 5 jaar gearbei toe hy die beroep aangeneem het na Prieska, waar hy op 12 Februarie 1916 bevestig is. In *De Kerkbode* van 24 Februarie kom die volgende verslag van die bevestiging voor:—

> ,,Vrijdagavond, 11 Februari, kwamen Ds. en Mev. du Toit, met hun gezin, alhier aan van Odendaalsrust, vergezeld van den geachten leeraar van Bredasdorp, Ds. D. J. Viljoen, die overgekomen was om de bevestigingsrede te houden, zijnde Ds. Du Toit een zoon van Bredasdorp. Lang voor den bepaalden tijd dat de trein zou aankomen was er een grote schaar van kerkeraads- en gemeenteleden en vele andere belangstellenden aan het station vergaderd, ten einde den nieuwen leraar en zijne gade te onmoeten. Dadelik na aankomst werden sy per motors naar de Pastorie overgebracht. Op den volgenden morgen, vond de plechtige verwelkoming plaats, van wege kerkeraad,

gemeente en publiek, aan de Pastorie. De Zondagschoolkinderen zongen zeer lieflijk Liederen 225 en 336. Adressen werden daarna aangeboden door den Consulent, Ds. J. A. van Zyl le Roux, namens kerkeraad en gemeente; door den heer L. J. Loots, superintendent, namens de Zondagschool; door den heer C. W. Immelman, namens de schoolraad; van den stadsraad, door den Burgemeester, de heer P. A. le Roux; en van den plaatselijken tak van A.C.V.V. door mev. Eerw. Daneel. Toespraken werden gehouden door den consulent, Eerw. R. H. Daneel (plaatselijke zendeling), Ds. D. J. Viljoen en Weleerw. B. G. McCann (van den Engelsen Kerk alhier). Op alles antwoordde Ds. Du Toit gepast. De Consulent liet zingen Ges. 2: 1, en Ds. Viljoen Ges. 12: 1.. Een receptie vond daarna plaats aan de pastorie, waar men het genoegen had met den nieuwen leeraar en zijne gade nader kennis te maken. Zaterdagnamiddag vond de bevestiging plaats, waarbij Ds. D. J. Viljoen een boeiende en leersame rede hield naar aanleiding van 2 Kon. 4: 9: ,Zie nu, ik heb gemerkt dat deze man Gods heilig is.' Onze geachte consulent las het formulier, en handdruk met zegenwenschen werd gegeven door den consulent, Ds. D. J. Viljoen, K. W. le Roux, Eerw. R. H. Daneel, en D. J. Krynauw (Upington). De gemeente zong staande: ,,Dat 's Heeren zegen op u daal.'' Zaterdagavond bracht Ds. Du Toit zijn eerste boodschap aan de gemeente en wel naar luid van I Kor. 9: 16: ,Want indien ik het Evangelie verkondige, het is mij geen roem: want de nood is mij opgelegd. En wee mij indien ik het Evangelie niet verkondig.' ''

Ds Du Toit het sy werk met opgewektheid en geloofsmoed aanvaar en in die gesindheid sit hy dit tot vandag toe nog voort. Een van die eerste sake waaraan hy besondere aandag gegee het was die bou van 'n nuwe kerk wat 'n groot noodsaaklikheid geword was. Hy het daartoe fondse ingesamel en die voorbereidende planne gemaak en het eindelik op 6 Desember 1919 die voorreg gehad om die hoeksteen van die nuwe kerk te lê. Die argitek was mnr. J. E. Vixseboxse en die kontrakteur mnr. J. C. L. Oberholster wat ook die pastorie en die saal gebou het. Die inwyding het plaasgevind op 20 Augustus 1921. Die feesvierende menigte het wel 15 á 16 duisend bedra. Veral vir die leraar was dit 'n dag van groot vreugde en dank-

baarheid, want in die voltooiing van 'n kerkgebou het hy die vervulling van 'n groot begeerte en 'n grootse onderneming gesien. Die Kerkgebou is 'n monument op Prieska wat die gemeente altyd aan ds. du Toit sal laat dink. Dit is die mooiste en sierlikste kerkgebou in die Noordweste en het, uurwerk, orrel en meubelment ingesluit £20,000 gekos, waarvan omtrent £13,000 afbetaal is. Met hartlike samewerking kan die skuld in 'n paar jaar tyd maklik afbetaal word. Aan die verrigtinge by die inwyding het die volgende lerare deelgeneem: Di. R. J. van Niekerk, A. A. van Schalkwyk, D. J. Geldenhuys, K. W. le Roux, J. A. R. du Toit, eerw. J. Blomerus terwyl prof. P. K. de Villiers op spesiale versoek teenwoordig was om die orrel te bespeel.

---

## STAAT VAN GODSDIENS.

Aan die verslag van die Staat van Godsdiens in die gemeente by die laaste Ringsvergadering in September 1927 ontleen ons die volgende besonderhede omtrent die werksaamhede in die gemeente.

1. *Eredienste.*—Oor die algemeen is die opkomste by die eredienste bemoedigend, hoewel daar nog baie ruimte vir verbetering is. Daar is liefhebbers van Gods huis, wat ook getroue kerkbesoekers is. Andere woon die kerk minder gereëld by, en nog andere is baie nalatig omtrent hierdie saak. Dan is daar ook diegene wat wil maar nie kan nie.

Die Sakramente word oor die algemeen hoog gewaardeer, veral die Heilige Avondmaal. Sommige skyn egter nie die noodsaaklikheid van die voorbereiding tot die Avondmaal te besef nie. Ook is daar by baie ouers ontrouheid aangaande die dure doopbelofte.

2. *Bidstonde.*—Die gemeentelike bidstonde word iedere Donderdagaand gehou en die opkomste is redelik dog nie heeltemaal bevredigend nie. Baie Nagmaalgangers woon die bidstonde nie by nie. Donderdagnamiddag kom die susters tot die gebed byeen. In die buitewyke word daar ook maandeliks bidstonde gehou. Die opkomste kan by al die samekomste baie beter wees.

3. *Huisgodsdiens.*—Daar is nog baie lidmate wat aan hierdie voorvaderlike gebruik vashou deur die hou van

huisgodsdiens dog hulle getal word helaas al kleiner Die oggendaltaar veral word baie verwaarloos, om van die sing by die huisgodsdiens nie te gewaag nie.

4. *Kristelike Werksaamhede.*—Daar bestaan die volgende vereniginge in die gemeente: C.J.V., V.S.B., K.S.K., en A.C.V.V., waarvan iedereen 'n nuttige werk doen, hoewel die belangstelling in die vereniginge baie beter en groter behoort te wees.

5. *Die Samelewing.*—Hoewel die selfsug in ons tyd se 'n groot rol speel, is daar tog ook blyke van die beoefening van kristelike deugde, soos liefde, medelyde, hulpvaardigheid, ens., wat kleur en krag aan die maatskaplike, sedelike en geestelike lewe gee. Hierdie gesindhede is egter nie algemeen nie—nee, daar is gebrek aan eensgesindheid en samewerking in die hoogste belange van die gemeente.

6. *Geestelike Lewe.*—Die alemene wêreldgees maak 'n diep geestelike lewe veelal onmoontlik. Die Sabbatontheiling, selfs onder kristene, neem sorgwekkend toe, en daarmee die minagting vir Gods Woord. Die waarlik vrome, toegewyde, vergevorderde kristene is dan ook helaas baie weinig in getal. Ja, dit kan byna gesê word, hulle skitter deur hulle afwesigheid. Die gebed van David in Psalm 12 pas ons: ,,Behoud o Here! want de goedertierene ontbreekt, want de getrouwen Zijn weinig geworden onder de mensenkinderen.''

---

## ONDERWYS EN OPVOEDING IN DIE GEMEENTE.

By die begin van die laaste halwe eeu toe die gemeente gestig is, het dit natuurlik met hierdie saak maar swak gestaan.

Ons kan hier nou geen besonderhede gee van die verskillende stadiums van sy ontwikkeling nie. Die teenswoordige toestand sal egter aantoon hoeveel vordering daar in die afgelope jare gemaak is.

Daar bestaan nou 'n vyftiental skole in die gemeente, met byna 'n veertig onderwysers(esse) en tussen 700 en 800 leerlinge.

Die getal kinders van skoolgaande ouderdom wat nog nie op skool is nie, het nou gedaal tot slegs 'n stuk of twaalf; en dit word gehoop dat dit spoedig nul sal wees.




Die Kerksaal.



Die Pastorie.

Daar bestaan op die dorp 'n Hoër Skool met 'n onderwyserstaf van sewentien (agt here en nege dames) en 460 leerlinge.

Hier word goeie werk gedaan. Landbou vorm 'n deel van die kursus, en vir verdere ontwikkeling in hierdie rigting is Prieska 'n pragtige sentrum.

Die skoolgebou is al herhaalde male gedurende die laaste jare vergroot, en juis nou is daar 'n nuwe gebou pas voltooi.

Die plan is dat daar twee afsonderlike skole sal wees, een vir die primêre en die ander vir die sekundêre klasse.

In verband met die Hoërskool bestaan daar ook 'n Debats- en 'n Christen-Studentevereniging, waar nuttige en geseënde werk gedoen word.

Die groot aantal kinders in die Primêre Skole moet veral aan die delwery (op Swemkuil) toegskryf word. Die getalle neem daar egter af. Op die dorp is daar ook 'n kerklike koshuis met 'n sewentigtal behoeftige jongetjies en meisies, wat onder goeie sorg is, en gratis onderwys ontvang.

Op die Sondagskole word steeds 'n geseënde werk gedoen, en leraar, kerkraad en ouers is dankbaar vir die vrywillige dienste van die onderwysers(esse).
Veral word hoog op prys gestel die hulp deur enige dagskoolonderwysers hier verleen.

Sommige kinders van die gemeente word elders opgelei —op Uniwersiteite, Opleidingskole en Industriële Inrigtinge.

---

Die Kerkraad het besluit om die Jubelfees van die gemeente op 30 Augustus tot 2 September 1928 te vier en hierdie gedenkboek in verband daarmee uit te gee, met die ernstige bede en die volle verwagting dat die feesviering onder die seënende hand van die Heer van die gemeente bevorderlik mag wees aan 'n opwekking tot danksegging, tot bekering, tot geloofsoorgawe en toewyding.

## HERINNERINGSWOORD VAN DS. DU TOIT.

Ds. Du Toit gee die volgende boodskap vir die Jubelfees:—

Op 12 Februarie 1916 werd ek in die gemeente bevestig. My intreepreek was oor 1 Kor. 9: 16. Ek hou nog aan die Bybel vas as die geïnspireerde waarheid en die Woord van God.

Sedert daardié tyd het ek ver oor die duisend preke gelewer en toesprake gehou, en vele duisende gebede opgestuur. Die Grote Dag sal openbaar hoeveel of hoe weinig vrug daar op die arbeid was, en dan sal ,,iedereen vir homself aan God rekenskap gee.''

Heelwat is sedert daardie tyd tot stand gebring, o.a.:—

(1) Die afstigting van die gemeente Marydale in 1916.

(2) Die bou van die nuwe kerk (£20,000). My verlange is dat die kerkskuld spoedig sal afbetaal wees.

(3) Die herhaalde vergroting van die ou skool, en die oprigting van 'n nuwe skool.

(4) Die bou van die brug oor die Grootrivier.

(5) Die ontstaan van die diamantdelwerye (b.v. Swemkuil) en die bou van die Fourie-brug oor die Brakrivier.

Wat ek nog verlang om voltooi te sien is 'n waterskema waardeur die rivier se water op grote skaal sal benuttig word.

Met dank getuig ek van die liefde, wat ek met my huis geniet het, en my bede is dat die seën van die Heer voortaan op tydelik en geestelik gebied ryklik op die gemeente mag rus.

W. J. du Toit.

Prieska, 2 Julie 1928.

# OPGAWES.

## „OM TE LAAT GEDENK."

1. Lerare van die Gemeente.

   1. Ds. August Ahrbeck, 1885-1893.
   2. Ds. R. J. van Niekerk, 1894-1909.
   3. Ds. A. G. T. Venter, B.A., 1909-1914.
   4. Ds. W. J. du Toit, B.A., 1916-

2. Eerste Kerkraad (1878).

*Ouderlinge*: Stephanus H. Kuhn (Diepfontein); Izak de Villiers (Grootmodderfontein).

*Diakens*: Michiel C. van Niekerk (Gaaikamspoort); J. P. Jacobus Botha (Prieska); C. F. Snyman (Stuurmanspoort); en Hendrik Gideon Maritz (Uitspanberg).

3. Teenswoordige Kerkraad (1928).

*Ouderlinge*: J. P. Viljoen; J. M. Venter; G. van Niekerk; J. du Plessis; D. Badenhorst; J. van der Westhuizen; J. van Wyk; G. Kuhn.

*Diakens*: J. Buys; A. Slier; H. van der Westhuizen, P. Theron; J. Gunter; J. Fourie; H. Fourie, A. Bredenhann, J. van Schalkwyk, Jnr.; L. J. Loots; J. Holtzhausen.

4. Eerste Dopelinge.

5 Junie 1878 gedoop deur Ds. J. P. Jordaan:—

Christina Johanna de Clerck.
Hendrik Barend Frederik Heatlie.
John George Tait.

5. Eerste Aannemelinge.

1 September 1878 voorgestel deur Ds. J. P. Jordaan:-

Maria Elizabeth Bylevelt.
Martha Sophia Aletta Burger.
Maria Magdalena Snyman.
Jacobus Wouter Theron.

6. Eerste Paar Getroud.

28 Augustus 1878 bevestig deur Ds. J. P. Jordaan:—
Gert Stefanus Maritz met
Aletta Petronella Muller.

7. Getalle gedurende die 50 jare (1878-1928).
Gedoop: 4,774.
Aangeneem: 2,103.
Pare getroud: 957.

8. Sendingwerk in die Gemeente:

Daar word sendingwerk in die gemeente gedoen. Die plaaslike Sendinggemeente is in 1894 gestig en was tot 1907 bearbei deur enige broeders uit die moedergemeente onder toesig van die predikant. In die begin is hy bestuur geword deur 'n Direksie maar sedert 1919 sorteer hy onder die Sinode van die Sendingkerk. Die volgende sendeling-lerare het hom van 1907 bearbei: Eerw. (tans Ds.) D. Botha; Eerww. R. H. Daneel; R. H. van Heerden en J. J. Blomerus.

---

## PROGRAM VAN DIE JUBELFEESVIERING, 30 AUG. TOT 2 SEPT. 1928.

---

1. Donderdag, 10-uur v.m.: Veeverkoping.
2. Donderdagaand, 8-uur: Gekombineerde kerkraadsvergadering.
3. Vrydag, 9.30-uur v.m.: Basaar (opening).
4. Vrydagaand, 8-uur: Konsert deur Skoolstaf.
5. Saterdag, 3-uur n.m.: Konferensie met gemeente.

   ONDERWERP: *Die Toenemende Onkerksheid.*

   (*a*) Die Oorsake: Ds. J. A. Malherbe.
   (*b*) Die Gevolge: Ds. F. J. de Kock.
   (*c*) Die Middele ter Bestryding: Ds. R. J. van Niekerk.
6. Saterdagaand, 7.30-uur: Orreluitvoering en sang: Mnr. en mevr. P. K. de Villiers.
7. Sondagmôre, 7-uur: Bidstond: Ds. J. H. Bartlett.
8. Sondag, 10-uur v.m.: Diens: Ds. R. J. van Niekerk.
9. Sondag, 3-uur n.m.: Kinderdiens: Ds. J. A. Malherbe.
10. Sondagaand, 7-uur: Konferensie met gemeente.

    ONDERWERP: *'n Geestelike Herlewing.*

    (*a*) Die Behoefte daaraan: Ds. J. G. Weber.
    (*b*) Die Weg daartoe: Ds. J. A. Malherbe.
    (*c*) Die Vrugte daarvan: Ds. J. H. Bartlett.

Zult Gij ons niet weder levend maken, opdat Uw Volk Zich in U verblijde?—Ps. 85: 7. Laat dit die bede van iedereen wees: Heer, gee die herlewing en begin by my.